WIKIPEDIA

# Parties

in Wikipedia, die vrye ensiklopedie

**Parties**, ook bekend as **Arsacid Pahlavi** en **Pahlawānīg**, is 'n uitgestorwe antieke Noordwes-Irannese taal wat in die geskiedkundige Partiese streek – 'n streek wat die noordoostelike deel van antieke Iran omvat het – gepraat is. Parties was die staatstaal van die Arsasidiese of Partiese Ryk (248 v.C. - 224 n.C.), sowel as van die gelyknamige takke van die Arsasidiese dinastie van Armenië, die Arsasidiese dinastie van Iberië en die Arsasidiese dinastie van Kaukasiese Albanië.

Die taal het 'n groot invloed op Armeens gehad, wat 'n groot deel van sy woordeskat verkry het uit leenwoorde uit Parties. Baie antieke Partiese woorde is gelukkig behou, en kom nou slegs in Armeens voor.

## Inhoud



## Voorkomste

Parties kom onder meer voor in:[1]

- 3 000 ostraca (ca. 100-29 v.C.) wat in Nisā in Suid-Turkmenistan gevind is.
- Perkamente van Awraman ('n perkament uit die 1ste eeu n.C. wat handel oor die verkoop van land van Awraman in Suidwes-Iran).
- 1ste-eeuse ostracas van Shahr-e Qumis in Oos-Iran.[2]
- Die gedig *Draxt i Asurig*
- Inskrywings op die munte van Arsasidiese konings in die 1ste eeu n.C.
- Die tweetalige inskrywing van Seleucia, op die Tigris (150-151 n.C.).[3][4]
- Die inskrywing van Ardavan V wat in Susa gevind is (215).
- Sommige 3de-eeuse dokumente wat in Dura-Europos, by die Eufraat ontdek is.
- Die inskrywing by Kal-e Jangal, naby Birjand in Suid-Khorasan (eerste helfte van die 3de eeu n.C.).
- Die inskrywings van vroeë Sassanidiese konings en priesters in Partië, insluitende Ka'ba-ye Zartosht naby Shiraz en Paikuli in Koerdiese Irak.
- Die omvattende korpus van Manigeïstiese Parties wat nie enige ideogramme bevat nie.
- In Noord-Pakistan, Indo-Partiese kultuur in Taxila met Gondophares 20–10 v.C. en Abdagases, Bajaur, Khyber-Pakhtunkhwa en af na Sistan, Balogistan.

# Voorbeelde

Hierdie voorbeeld van Partiese literatuur is geneem uit 'n Manigeïstiese teksfragment[5]:

'n fragment van Mani se eie relaas van sy lewe

| Parties | Afrikaans |
|---|---|
| *Āyad hēm Parwān-Šāh, u-m wāxt ku: Drōd abar tō až yazdān.*<br>*Šāh wāxt ku: Až ku ay? – Man wāxt ku: Bizišk hēm až Bābel*<br>*zamīg. [...] ud pad hamāg tanbār hō kanīžag društ būd. Pad*<br>*wuzurg šādīft ō man wāxt ku: Až ku ay tū, man bay ud anǰīwag?* | Ek het na die Parwan-Shah gegaan en gesê: "Laat die seënwense van die gode op jou wees (in eervolle meervoud)!"<br>Die Shah het toe gevra: "Waarvandaan is jy?" Ek het gesê: "Ek is 'n geneesheer van die land<br>van Babilon."<br>[Vermiste fragment waarin dit wil voorkom of Mani sy merkwaardige<br>genesing van die Shah se diensmaagd beskryf] en in (haar) hele liggaam het die diensmaagd<br>gesond geword 〈weer〉. 〈Die Shah〉 het in groot vreugde aan my gesê: "Van waar af is jy,<br>my heer en redder?" |

# Sien ook

- Partiese Ryk
- Partiërs

# Verwysings


1. Tafazzoli, A.; Khromov, A.L. "Sasanian Iran: Intellectual Life" in History of civilizations of Central Asia, UNESCO, 1996. Volume 3
2. A. D. H. Bivar (1981). “The Second Parthian Ostracon from Qubmis (Qubmis Commentaries No. 3)”. *Journal of the British Institute of Persian Studies* **19** (1): 81–84. doi:10.1080/05786967.1981.11834270 (https://dx.doi.org/10.1080/05786967.1981.11834270).
3. The Bilingual Inscription of Vologeses son of Mithridates (http://www.rahamasha.net/uploads/2/3/2/8/2328777/the_bilingual_inscription_of_vologases_.pdf) rahamasha.net
4. http://www.uni-koeln.de/phil-fak/ifa/zpe/downloads/1991/088pdf/088277.pdf
5. "Manichaean Reader, Part No. 4: A fragment from Mani's own account of his life" (http://titus.uni-frankfurt.de/texte/etcs/iran/miran/manich/manreadc/manre.htm) (in Engels). Geargiveer (https://web.archive.org/web/20191118185007/http://titus.uni-frankfurt.de:80/texte/etcs/iran/miran/manich/manreadc/manre.htm) vanaf die oorspronklike op 18 November 2019.


Hierdie artikel is in sy geheel of gedeeltelik vanuit die Engelse Wikipedia (https://en.wikipedia.org/wiki/Parthian_language) vertaal. 